Die leerder moet die *assosiatiewe eienskap* van aftrekking(9 – 4 = 5 en 9 - 5 = 4 ) en deling ( 10 [U+F0B8] 2 = 5 en 10 [U+F0B8] 5 = 2 ) verstaan.

Leerders moet eers met *konkrete voorwerpe* ervaar hoe die antwoorde van die aftrekbewerkings getoets kan word: **bring terug wat jy weggeneem het en as jy weer die getal waarmee jy begin het, kry, dan weet jy dit is reg.**

Hierna kan dit skriftelik gedoen word.

Moedig hulle aan om gereeld te toets en later sal hulle dit outomaties doen.

Hulle tel sommer so van agter of van onder weer bymekaar.

Gebruik konkrete voorwerpe en help die leerders om self te ontdek wat 'n *ewe* en 'n *onewegetal* is. Doen dit net eers tot die getal 9.

Help hulle om die patroon van 11 tot 19 te ontdek.

Wanneer hulle die patroon van **2 4 6 80** aan die **ene-kant** vir **ewe getalle** en **1 3 5 7 9** aan die **ene-kant** vir **onewe getalle** ontdek, sal dit vir hulle lekker wees om dit op groot getalle toe te pas.

Die tekens =, < en > moet aangeleer word. Daarna kan die take in die module vervat, gedoen word. Gee nog soortgelyke take.

Leerders moet die woorde **horisontaal** en **vertikaal** ken en weet wat dit beteken.

Maak seker dat die leerders die **nul (0) as plekhouer** by die getalle **sonder ene**, soos 10, 20, 30, 40 ens. verstaan. Dit is veral belangrik by vertikale bewerkings.

Met die aanleer van vermenigvuldigingstafels is dit baie belangrik dat u by die metode waaraan die leerders gewoond is, sal bly.




**Figure 1.63**

Ander verkies om te sê:

2 word 5 keer bymekaar getel. Dit is: 2 vermenigvuldig met 5 is 10

**Skryf: 2 x 5 = 10**

Sodra die leerders die **kommutatiewe eienskap** van vermenigvuldig ( 2 x 5 = 10 en 5 x 2 = 10) ontdek, is die skryfwyse nie so belangrik nie.




**Figure 1.64**

Moedig die leerders aan om hul **denke** in die "**wolkie**" op die bladsy aan te dui. Dit sal help om uit te vind hoe hulle dink en redeneer en waar hulle foute begaan.

As u as opvoeder nie halvering net na verdubbeling wil doen nie, los dit eers en doen dit later. Maak egter baie seker dat veral die stadiger leerders die proses van verdubbeling verstaan en baasgeraak het voordat halvering gedoen word. Doen ook eers net **halvering van ewe getalle.**

Dit is belangrik dat die leerders sal weet **10** [U+F0B8] **2** kan **2** verskillende betekenisse hê: **verdeling of groepering**.

Kyk na die volgende 2 probleme:




**Figure 1.65**

Die getalsin is dieselfde, maar die voorstelling verskil.

Tel gereeld in tiene, aan en terug, vanaf enige getal.

Bv. 4 14 24 34 44 54 64 74 84 94

97 87 77 67 57 47 37 27 17 7

Leerders moet bewus wees van hoe belangrik die getal 10 in ons getalstelsel ( desimalestelsel ) is.

Hulle moet die kombinasies van 10 baie goed ken en hulle moet gereeld getoets word. Baie oefening is nodig.

Dit is baie belangrik dat die opvoeder **voor die tyd** die hopies tellers, 'n getal **tussen 40 en 50**, gereed sal hê om aan die leerders uit te deel, anders beteken die aktiwiteit niks.

Die skatting kan by u op die mat of by die banke gedoen word. Hulle sal miskien heeltemal te veel of te min skat, maar dit maak nie saak nie, want die werk wat volg, gaan oor die getal wat hulle werklik het.

Heelwat soortgelyke take mag nodig wees om veral die stadiger leerders te help om **afronding** te verstaan en baas te raak. Konkrete werk en herhaling is belangrik.

Verduidelik:

**5 of meer as 5 ene, —- rond af na die groter veelvoud van 10.**

**4 of minder as 4 ene, —- rond af na die kleiner veelvoud van 10.**

Die opvoeder moet die leerders help om die denkprosesse by die verskillende bewerkings te verstaan. Baie **konkrete werk** op die mat moet alle geskrewe werk voorafgaan. Gee die leerders geleentheid om te **vertel** hoe hulle dink en redeneer en wat hulle doen.

Maak baie seker dat die leerders **nie die voorste getal van 'n aftrekbewerking herbenoem nie.** ( Dit is die rede waarom hulle later probleme ondervind as hulle 'n bewerking waar 'n groep van 10 ontbind moet word, kry. )

Voorbeeld: 76 - 12 = ______

Probeer dit!

Gooi 76 tellers, wat in tiene en ene gegroepeer is, in 'n plastieksak.

Laat 'n leerder nou **2** kom uithaal.

*Vra:* Hoeveel is in die sak oor? **74**

Wat is gedoen? ( 2 ene is uitgehaal) *Skryf*: 76 - 2 = **74**

Laat 'n ander leerder nou die **10** kom uithaal.

*Vra*: Wat is nou oor in die sak? **64**

Wat is gedoen? ( 1 tien is uitgehaal) *Skryf*: **74** - 10 = **64**

Om te toets, word eers **10** en dan **2** weer terug in die sak gegooi. Nou is daar weer **76**.

**Onthou**: Alle bewerkings word nog **sonder oordrag of ontbinding** van ‘n tien gedoen.

Leerders kan **horisontaal** of **vertikaal** werk. Dit is hulle keuse.

Help die leerders net om aan die gang te kom met die ontsyfering van die geheime kode. Hulle moet net begryp dat elke teken ‘n letter van die alfabet voorstel. Los hulle dan om self te probeer.

Moedig almal aan om iets met die kode te skryf, al is dit net hul eie naam.

Dit is ook ‘n geleentheid om uit te vind wie reeds die alfabet ken. Dalk kan dit sommer dien as aansporing om dit te leer.

## 1.8.5 LEERDERS AFDELING

## 1.8.6 Inhoud

### 1.8.6.1 AKTIWITEIT: Afronding [LU 1.8, LU 1.10]

- Kry ’n hopie tellers by Juffrou. **Skat** eers hoeveel jy het. Skryf jou skatting neer.

Ek skat ____________________________________________

- **Groepeer** nou jou tellers op die bank, in tiene en ene.
- **Tel** dit en **skryf**: Ek het ______________________________
- Hoe was jou skatting: **te veel**, **te min** of **net reg**?

**Skryf**: Ek het ______________________________ geskat.

Met hoeveel is jy uit?______________________________

- Is jou getal **nader aan 40**, **nader aan 50** of **ewe ver** van albei?

**Skryf**: My getal is ____________________________________

- Hoe kan jy jou getal gelyk maak aan **50**?

**Skryf**: Ek kan ___________bytel: _________ + _________ = 50

- As jy **5** of **minder as 5**bygetel het, is **50** jou **naaste** veelvoud van tien.
- Hoe kan jy jou getal gelyk maak aan **40**?

**Skryf**: Ek kan ___________ wegneem: : ________ - ________ = 40

- As jy **4** of **minder as 4**weggeneem het, dan is **40** jou **naaste** veelvoud van tien.

| | |
|---|---|
| LU 1.8 | |

**Table 1.43**

Om ’n getal te kan **afrond tot die naaste tien**, moet jy weet watter veelvoud van tien die naaste aan die getal is. As dit ewe ver is, gebruik ons die groter veelvoud van tien.

- Kyk na die getalle en maak ’n ***** by die naaste veelvoud van tien.

| | | |
|---|---|---|
| 43 | 40 | 50 |
| 49 | 40 | 50 |
| 46 | 40 | 50 |
| 41 | 40 | 50 |

**Table 1.44**

| | |
|---|---|
| LU 1.10 | |

**Table 1.45**

- Help nou vir **Bonnie** en **Tommie** om die naaste veelvoud van tien te kry.

*Onthou*: As die **ene 5 of meer as 5** is, gebruik ons die **groter veelvoud**.

- As die **ene 4 of minder as 4** is, gebruik ons die **kleiner veelvoud**.

24: naaste veelvoud is 20 16: naaste veelvoud is 20
37: naaste veelvoud is _____ 52: naaste veelvoud is _____
15: naaste veelvoud is _____ 73: naaste veelvoud is _____
81: naaste veelvoud is _____ 94: naaste veelvoud is _____

- Rond af tot die naaste 10: (Dit sal jou help om te skat.)

---

Afronding:
Bonnie het 69 lekkers. → Bonnie het 70 lekkers.
Tommie eet 8 op. → Tommie eet 10 op.
69 - 8 = 61 → 70 - 10 = 60
Sy het 61 oor. → Sy het 60 oor.

**Figure 1.66**

---

As ons afrond, help dit ons om vinniger te kan skat in watter omgewing die antwoord behoort te wees. Onthou! Dit is nie 'n akkurate antwoord nie!

- Gebruik afronding om eers te skat en doen dan 'n akkurate berekening. Skryf sommer die afronding met 'n potlood reg bokant die getal.
- Tommie het 84c in sy beursie en koop 'n piesang vir 69c.

Hoeveel geld het hy oor?
Afronding: Getalsin: ______________________________________________________________
Bewerking: Getalsin: ______________________________________________________________
Op dié manier kan 'n mens vinnig bereken hoeveel kleingeld jy min of meer moet kry as jy iets betaal en kleingeld moet kry.

| | |
|---|---|
| LU 1.10 | |

**Table 1.46**

- **Bonnie** verkies om haar somme **horisontaal** te doen.




**Figure 1.67**

- **Tommie** verkies om sy somme **vertikaal** te doen.




**Figure 1.68**

- Kom ons probeer albei maniere en besluit dan wat is vir ons die maklikste.




Figure 1.69

| LU 1.8 | |
|---|---|

Table 1.47

**Bonnie** sê: Die **aftrekbewerking** is 'n bietjie anders.

- Moet **NOOIT** die eerste getal **herbenoem** nie.




Figure 1.70

- Toets jou antwoord: 12 + 64 = 76




**Figure 1.71**

- Toets jou antwoord:

1 2
+64
76




**Figure 1.72**

- Hoe dink jy: wil jy jou somme soos **Bonnie** of soos **Tommie** doen?

---

| | |
|---|---|
| LU 1.8 | |

**Table 1.48**

### 1.8.7 Assessering

***Leeruitkomste 1:***Die leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer.

***Assesseringstandaard 1.8:*** Dit is duidelik wanneer die leerder die gepaste simbole in berekeninge kan gebruik om probleme wat die volgende behels, op te los;

1.8.1 optelling en aftrekking van heelgetalle met minstens 3 syfers;
1.8.2 vermenigvuldiging van minstens 2-syferheelgetalle met 1-syferheelgetalle;
1.8.3 deling van minstens 2-syferheelgetalle deur 1-syferheelgetalle;
1.8.4 skatting;

***Assesseringstandaard 1.10:*** Dit is duidelik wanneer die leerder die volgende tegnieke gebruik:

1.10.1 opbou en afbreek van getalle;
1.10.2 verdubbeling en halvering;
1.10.3 getallelyne;
1.10.4 afronding in tiene.

## 1.9 Getalname[9]

### 1.9.1 WISKUNDE

### 1.9.2 Bonnie en Tommie kyk na die seisoene

### 1.9.3 OPVOEDERS AFDELING

### 1.9.4 Memorandum

Die module maak steeds voorsiening vir konsolidering, vaslegging en assessering van werk wat in die vorige grade onderrig is, met spesiale aandag aan die getal 100.

**Getalbegrip** tot 200.

**Bewerkings:** – Konsolideer alle werk gedoen in Grade 1 en 2.

Die name van die maande en die korrekte skryfwyse moet aandag geniet. Gesprekke rondom die seisoene en ‘n gesonde omgewing (Natuurbewaring) sorg vir integrering met ander leerareas.

Weerkaarte van die verskillende seisoene kan gehou word, bv. Februarie – somer; Mei – herfs; Augustus – winter; November – lente. Dit is nie die beste maande van die betrokke seisoene nie, maar dit is die maande waartydens die leerders die hele maand skool bywoon. Voltooi elke keer ‘n blokgrafiek aan die einde van die weerkaart, sodat die weersomstandighede vergelyk en bespreek kan word. Sodoende kan die blokgrafieke aan die einde met mekaar vergelyk word en die leerders kan self ontdek watter weersomstandighede eie aan hul eie omgewing en ook eie aan elke seisoen is. Die opvoeder kan die betrokke jaar se grafieke bêre om dit dan met die volgende jaar se grafieke te vergelyk.

Die take en aktiwiteite in **Module 2** is nog hoofsaaklik gemik op konsolidasie en vaslegging van die werk van die vorige grade. Dit is egter noodsaaklik dat daar steeds van konkrete apparaat gebruik gemaak sal word om alle begrippe wat nie baasgeraak is nie te herhaal, te verduidelik en vas te lê.

Dit is van die allergrootste belang dat die leerders heeltemal vertroud moet wees met die tiene-groepering van ons getalstelsel:

**10 ene** word gegroepeer as **1 groep van tien**

**10 groepe van tien** word gegroepeer as **1 groep van honderd**

**10 groepe van honderd** word gegroepeer as **1 groep van duisend**, ens.

Leerders moet werk met tellers wat in **honderde**, **tiene** en **ene** gegroepeer is. Indien daar nie tellers beskikbaar is nie, kan van die volgende semi-konkrete apparaat gebruik gemaak word.

[9]This content is available online at <http://cnx.org/content/m31866/1.1/>.




**Figure 1.73**

Die spreikaarte is baie handig wanneer plekwaardes, herbenoeming, vereniging van getalle en die 0 as plekhouer verduidelik word.

Aangeheg is 'n voorbeeld van spreikaarte en 'n sleutel vir die skrywe van alle getalname. Met die spreikaarte kan die leerders enige getal bou en indien die leerders die basiese getalname ken, kan hulle enige getalnaam uit die dele opbou en skryf. Rol dit af en gee dit aan elke leerder om by hom te hou.

Voorbeeld:

Getalnaam: eenduisend eenhonderd sewe en dertig




**Figure 1.74**

Indien u hierdie voorbeeld wil gebruik, vergroot dit en rol dit dan af op manilla.

| | |
|---|---|
| 0 nul 1 een 2 twee 3 drie 4 vier 5 vyf 6 ses 7 sewe 8 ag 9 nege 10 tien 1 1 elf 12 twaalf 13 dertien 14 veertien 15 vyftien 16 sestien 17 sewentien 18 agtien 19 negentien (neëntien) | 20 twintig21 een en twintig22 twee en twintig23 drie en twintig24 vier en twintig25 vyf en twintig26 ses en twintig27 sewe en twintig28 ag en twintig29 nege en twintig |
| | 10 tien20 twintig30 dertig40 veertig50 vyftig60 sestig70 sewentig80 tagtig90 negentig (neëntig) |

**Table 1.49**

| | |
|---|---|
| 100 eenhonderd 200 tweehonderd 300 driehonderd 400 vierhonderd 500 vyfhonderd 600 seshonderd 700 sewehonderd 800 aghonderd 900 negehonderd | 101 eenhonderd en een102 eenhonderd en twee103 eenhonderd en drie104 eenhonderd en vier105 eenhonderd en vyf106 eenhonderd en ses107 eenhonderd en sewe108 eenhonderd en ag109 eenhonderd en nege |
| 1 000 eenduisend 3 000 drieduisend 5 000 vyfduisend 7 000 seweduisend 9 000 negeduisend | 2 000 tweeduisend4 000 vierduisend6 000 sesduisend8 000 agduisend10000 tienduisend |

**Table 1.50**

| |
|---|
| 111 eenhonderd en elf112 eenhonderd en twaalf113 eenhonderd en dertien114 eenhonderd en veertien115 eenhonderd en vyftien116 eenhonderd en sestien117 eenhonderd en sewentien118 eenhonderd en agtien119 eenhonderd en negentien (neëntien)120 eenhonderd en twintig121 eenhonderd een en twintig122 eenhonderd twee en twintig123 eenhonderd drie en twintig124 eenhonderd vier en twintig125 eenhonderd vyf en twintig126 eenhonderd ses en twintig127 eenhonderd sewe en twintig128 eenhonderd ag en twintig129 eenhonderd nege en twintig |
| 110 eenhonderd en tien120 eenhonderd en twintig130 eenhonderd en dertig140 eenhonderd en veertig150 eenhonderd en vyftig160 eenhonderd en sestig170 eenhonderd en sewentig180 eenhonderd en tagtig190 eenhonderd en negentig (neëntig) |

**Table 1.51**

Voorblad.

Dit is nodig dat daar ’n voorafgesprek oor die wisseling van seisoene sal wees. Sommige leerders kan ’n verduideliking van hoe die seisoene ontstaan en hoekom daar verskillende seisoene in ’n jaar is, baie stimulerend vind.

Die leerders moet die prente voltooi deur dít wat eie is aan elke seisoen by te teken, bv. 1 Lente: blomme en bloeisels, 2 Somer: alles by die see of swembad, 3 Herfs: blare in herfskleure aan bome en op die grond en 4 Winter: sneeu op die berge of reën (waar van toepassing) en bome sonder blare. Bespreek dit met die leerders.

Dit word nou van die leerders verwag om die name van die maande in die regte volgorde te ken en te kan skryf. ’n Soortgelyke "jaar en seisoen-horlosie" kan in die klas aangebring word, wat kan help dat die leerders die skrywe van die name kan bemeester.

Verduidelik aan die leerders waar die ekstra dag elke 4 jaar vandaan kom. Daar mag van die leerders wees wat dit in hierdie stadium sal verstaan, alhoewel dit geensins van hulle verwag word nie.

Hierdie werkvel kan ’n gesprek oor die Olimpiese Spele uitlok.

Dit is belangrik dat die leerders moet begryp dat as 1 by die 9 ene van 99 getel word, daar nog ’n groep van tien is. Altesaam is daar nou 10 groepe van tien, wat dan weer saam gegroepeer word om 1 groep van honderd te maak.

Net so moet hulle ook begryp dat as hulle ene van eenhonderd wegneem, hulle eers die groep van honderd en dan 1 groep van tien moet ontbind voordat hulle ene sal hê om weg te neem.

Die 0 as plekhouer kan vir sommige leerders probleme gee, daarom is dit noodsaaklik dat die leerders tellers wat in honderde, tiene en ene gegroepeer is (of die afgerolde blokke), asook die spreikaarte, moet gebruik as hierdie werk gedoen word. Gee soortgelyke aktiwiteite, indien dit nodig blyk te wees.

Indien die leerders met plekwaardes sukkel, pak die getalle met die spreikaarte uit.

Dit kan van baie waarde wees as die voorbeeld van die **veelvoudkaart** op bl. O - 6, afgerol en aan elke leerder gegee word. Hierdie voorbeeld is verder gedoen as die een op die werkvel, maar dit kan vir die hele jaar gebruik word en daar is tog leerders wat in hierdie stadium ook in veelvoude van 6, 7, 8 en 9 wil en kan tel.

Wys vir die leerders hoe om die antwoorde van die tafels, x en ÷, van die kaart af te lees.

**Voorbeeld: 2 x 4 = 8** Gaan van 2 regs en bo van 4 af - ontmoet by 8 (sien pyle)
**15 ÷ 3 = 5** Gaan van 15 links na 3 en van 15 op - 5de veelvoud
Veelvoude: Tel tot by die 10de veelvoud en terug

---

Tel in:

| | 1 | 2 | 3 | (4) | [5] | 6 | 7 | 8 | 9 | 10 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| (2) | 2 | 4 | 6 | [8] | 10 | 12 | 14 | 16 | 18 | 20 |
| (3) | 3 | 6 | 9 | 12 | (15) | 18 | 21 | 24 | 27 | 30 |

**Veelvoude: Tel tot by die 10de veelvoud en terug.**

Tel in:

| | (1) | (2) | (3) | (4) | (5) | (6) | (7) | (8) | (9) | (10) |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| **2** | 2 | 4 | 6 | 8 | 10 | 12 | 14 | 16 | 18 | 20 |
| **3** | 3 | 6 | 9 | 12 | 15 | 18 | 21 | 24 | 27 | 30 |
| **4** | 4 | 8 | 12 | 16 | 20 | 24 | 28 | 32 | 36 | 40 |
| **5** | 5 | 10 | 15 | 20 | 25 | 30 | 35 | 40 | 45 | 50 |
| **6** | 6 | 12 | 18 | 24 | 30 | 36 | 42 | 48 | 54 | 60 |
| **7** | 7 | 14 | 21 | 28 | 35 | 42 | 49 | 56 | 63 | 70 |
| **8** | 8 | 16 | 24 | 32 | 40 | 48 | 56 | 64 | 72 | 80 |
| **9** | 9 | 18 | 27 | 36 | 45 | 54 | 63 | 72 | 81 | 90 |
| **10** | 10 | 20 | 30 | 40 | 50 | 60 | 70 | 80 | 90 | 100 |

**Figure 1.75**

---

In hierdie stadium moet die leerders weet dat 100c = R1. Die leerders het nou 'n goeie begrip van 100 en sal besef dat 120c gelyk is aan R1 en nog 20c., dus kan hulle nou die korrekte skryfwyse leer, nl. 120c = R1,20. Leer dit aan tot 199c = R1,99.

As hulle dit bemeester het, doen dan die omgekeerde: R1,20 = 120c tot
R1,99 = 199c.

Dit is noodsaaklik dat die leerders die **volmaak** en **ontbinding van 'n tien** baie goed moet verstaan. Dit is 'n belegging vir die toekoms. Hoe meer **konkrete werk** hier gedoen word, hoe beter sal die leerders dit begryp en verstaan.

Hulle moet kan **vertel** wat hulle doen. As hulle nie kan **sê** hoe hulle by die antwoord uitkom nie, is die konkrete beeld nie goed genoeg vasgelê nie. Gee **baie** en **gereelde oefeninge** in dié verband.

Onthou, as u nie die volmaak en ontbinding net na mekaar wil doen nie, staan dit u vry om die volgorde van die werkvelle te verander.

**Vooraf beplanning :**

(i) Verskeie vorms van driehoeke: gelyksydige, gelykbenige, reghoekige en enige ander driehoeke.
(ii) Verskeie reghoeke en vierkante.
(iii) Gradeboë en liniale, genoeg vir elkeen in die groep op die mat.

Vind eers uit wat die leerders reeds weet van die **sye** en **hoeke** van driehoeke, reghoeke en vierkante.

**Meet van hoeke**:

Verduidelik wat 'n **regte hoek** is (hoek gelyk aan $90^\circ$) as hulle dit nie ken nie. Wys vir die leerders die **gradeboog** en hoe om 'n hoek daarmee te meet. Maak seker dat hulle presies weet hoe om hoeke te meet.

Laat hulle nou die hoeke van die verskeie vorms op die mat meet. Hulle moet eers vertel wat hulle omtrent die **hoeke** van die driehoeke, reghoeke en vierkante ontdek het.

Al die hoeke van die reghoeke en die vierkante is **regte hoeke**. Gee hulle die geleentheid om ander **regte hoeke** oral in die klas te ontdek.

Het hulle ontdek dat 'n driehoek nooit meer as 1 regte hoek kan hê nie? 'n Driehoek met 'n regte hoek word 'n **reghoekige driehoek** genoem.

Meet van sye:

Gee aan die leerders die liniale om die sye te meet. Maak baie seker dat al die leerders weet hoe om met 'n liniaal te meet.

Hulle moet self ontdek:

(i) Daar is driehoeke waarvan die 3 sye ewe lank is. Dit is gelyksydige driehoeke.

(ii) Daar is driehoeke waarvan 2 sye ewe lank is. Dit is gelykbenige driehoeke.

(iii) Daar is ook driehoeke waarvan al die sye verskil.

(iv) Die 4 sye van 'n vierkant is ewe lank.

(v) Die 2 teenoorstaande sye van 'n reghoek is ewe lank.

Hierdie werk sal moontlik nie alles in een sessie op die mat afgehandel kan word nie en die tyd wat nodig is, kan ook van groep tot groep verskil. Dit sal raadsaam wees om die meet van die hoeke in een sessie en die meet van die sye in 'n volgende sessie af te handel.

Indien die leerders reeds die halvering van onewe getalle verstaan, is dit net nodig om die skryfwyse van

**Figure 1.76**

te verduidelik. Dit beteken 1 van die 2 dele waarin dit verdeel is:

| | |
|---|---|
| 1 | is teller |
| 2 | is noemer |

**Table 1.52**

Hier gaan dit oor die halvering van 3, 5, 7 of 9 **groepe van tien.** Daar is altyd **1 tien** wat ontbind moet word. Moedig die leerders aan om eers te hergroepeer, voordat hulle halveer. Hulle moet dit eers konkreet op die mat doen.




**Figure 1.77**




**Figure 1.78**

Wanneer die getalle 6 tot 9 verdubbel word, word daar elke keer 'n tien volgemaak.
Die leerders moet dit aantoon op die werkvel deur die tien te omkring.



**Figure 1.79**

Indien 'n sakrekenaar nie beskikbaar is nie, kan die opvoeder of selfs een van die leerders, na voltooiing van die werkvel, die antwoorde wat bereken moet word, op die bord skryf. Die leerders wat dit egter self kan bereken, moet toegelaat word om dit te doen.

Moedig die leerders aan om aan te hou, totdat hulle die regte "pad" kry. Hulle mag dalk 'n ekstra vel papier benodig om die getalle te skryf terwyl hulle na die regte pad soek.

## 1.9.5 LEERDERS AFDELING

## 1.9.6 Inhoud

### 1.9.6.1 AKTIWITEIT: Getalname [LU 1.1, LU 1.3, LU 1.10, LU 4.2, LU 5.4]

Hier is Tommie se "jaar-en-seisoen-horlosie". Hulle noem dit so, want dit gaan ook om en om soos ander horlosies.




**Figure 1.80**

- Gebruik hulle "horlosie" en voltooi die sinne:
- Daar is ______________________ seisoene in 'n jaar.
- ___________________ en ________________ is die hoofseisoene.
- ___________________ en ________________ is die oorgangseisoene.
- Maak 'n * (op die horlosie) by die seisoen en maand waarin ons nou is.
- Van watter seisoen hou jy die meeste?______________________________
- Hoekom?____________________________________________________
- Daar is ___________ maande in 'n jaar.
- Daar is ___________ maande in elke seisoen.

- Bonnie en Tommie het vir ons 'n grafiek gemaak.

Maande | Dae

Januarie
Februarie
Maart
April
Mei
Junie
Julie
Augustus
September
Oktober
November
Desember

**Figure 1.81**

- Tel hoeveel dae daar in elke maand is en vul dit in langs die grafiek.

Voltooi:

1. _______________________ is die kortste maand. Dit het ___ dae.
2. Januarie, Maart, Mei, Julie, Augustus, Oktober en Desember het ___ dae.
3. __________________, __________________, ________________ en ________________ het 30 dae.
4. ________________ is die eerste en ________________ die laaste maand van die jaar.
5. ________________ kom net na September.
6. ________________ kom net voor April.

'n Gewone jaar het 365 dae, maar 'n skrikkeljaar het 366 dae.
Gaan vind uit:

- By watter maand word die ekstra dag getel? _____________________
- Wanneer is die volgende skrikkeljaar? ____________
- Watter wêreldbekende sportbyeenkoms waar daar in verskeie sportsoorte meegeding word, vind elke skrikkeljaar plaas? ___________________________

- **Bonnie** en **Tommie** ken die getalle en getalname tot nege en negentig.

## Nou kan ons verder gaan!

| | Honderde | Tiene | Ene |
|---|---|---|---|
| 10 groepe van tien is eenhonderd<br>99 + 1 = 100 | 1 | 0 | 0 |

Omkring die tiene en maak die laaste tien ook vol. Dan moet jy die tien groepe van tien omkring as een groep van honderd.

```
xxxxx  xxxxx  xxxxx  xxxxx  xxxxx
xxxxx  xxxxx  xxxxx  xxxxx  xxxxx

xxxxx  xxxxx  xxxxx  xxxxx  xxxxx
xxxxx  xxxxx  xxxxx  xxxxx  xxx
```

Getalsin: **98 + ____ = 100**

| | | |
|---|---|---|
| 95 + ____ = 100 | 92 + ____ = 100 | 96 + ____ = 100 |
| 97 + ____ = 100 | 93 + ____ = 100 | 91 + ____ = 100 |
| 99 + ____ = 100 | 98 + ____ = 100 | 94 + ____ = 100 |

Nou **ontbind** ons weer die eenhonderd:



Getalsin: **100 - 1 = 99**

| | | |
|---|---|---|
| 100 - 5 = ____ | 100 - 1 = ____ | 100 - 6 = ____ |
| 100 - 3 = ____ | 100 - 7 = ____ | 100 - 2 = ____ |
| 100 - 8 = ____ | 100 - 4 = ____ | 100 - 9 = ____ |

**Figure 1.82**

- Bonnie en Tommie sê: Onthou die 0 as plekhouer!
- Omkring die honderde. Skryf dan die getal en die getalname

| | H | T | E |
|---|---|---|---|
| Getalnaam: eenhonderd en twee | 1 | 0 | 2 |
| Getalnaam: ____________________________________ | | | |
| Getalnaam: ____________________________________ | | | |
| &&&&& &&&&& &&&&& &&&&& &&&&& <br> &&&&& &&&&& &&&&& &&&&& &&&&& <br> &&&&& &&&&& &&&&& &&&&& &&&&& &&& <br> &&&&& &&&&& &&&&& &&&&& &&&&& &&&&& <br> Getalnaam: ____________________________________ | | | |
| Getalnaam: ____________________________________ | | | |

**Figure 1.83**

- Julle moet al die getalle en getalname tot by 200 ken.Vul die getalle in wat weggelaat is:

110 111 112 ____ ____ ____ ____ ____ ____ 119
126 127 128 ____ ____ ____ ____ ____ ____ 135
132 134 136 ____ ____ 142 ____ ____ ____ 150
165 167 169 ____ ____ 175 ____ ____ ____ 183
115 114 113 ____ ____ ____ ____ ____ ____ 106
200 198 196 ____ ____ ____ ____ ____ ____ 182

- Bonnie sê julle moet weet hoe om getalle uitmekaar te haal (herbenoem). Herbenoem hierdie getalle.

126 = 100 + 20 + 6
182 = ____ + ____ + ____
109 = ____ + ____
148 = 100 + ____ + ____
156 = ____ + ____ + ____
170 = ____ + ____ + ____

- Tommie sê julle moet die getalle aanmekaar sit as julle klaar gewerk het.

100 + 10 + 4 = 1 14
100 + 30 + 7 = ____
100 + 3 = ____
100 + 20 + 5 + ____
100 + 50 + 2 + ____
100 + 80 = ____

- Skryf die getalle wat jy hierbo gekry het, met hulle getalname:_______
______________________________________________________
______________________________________________________
______________________________________________________
______________________________________________________
_______________________________________________

- Watter getal kom 4 plekke na?

104 : _____ 1 16 : _____ 140 : _____ 169 : _____

- Watter getal kom 3 plekke voor?

109 : _____ 1 13 : _____ 160 : _____ 191 : _____

- Wie wil waag? 125 + 143 = ______

Bonnie soek al die ballonne met die onewe getalle . Die ballonne met die ewe getalle behoort aan Tommie. Verleng die ballonne se toutjies sodat elkeen die regte ballonne vashou.




**Figure 1.84**

- Rangskik die getalle op Bonnie se ballonne van groot na klein:

_____ _____ _____ _____ _____

- Rangskik die getalle op Tommie se ballonne van klein na groot:

_____ _____ _____ _____ _____

- Vul in =, < of >:

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 145 | ____ | 154 | | 100 | + | 3 | ____ | 100 | + | 1 |
| 101 | ____ | 110 | | 70 | + | 30 | ____ | 106 | - | 6 |
| 199 | ____ | 195 | | 120 | - | 20 | ____ | 100 | + | 20 |
| 139 | ____ | 141 | | 100 | + | 5 | ____ | 100 | + | 50 |
| 114 | ____ | 111 | | 100 | + | 9 | ____ | 100 | + | 8 |

**Table 1.53**

- Wat is die plekwaarde van die onderstreepte syfer in elke getal?

108 Die plekwaarde van die 1 is ________.
143 Die plekwaarde van die 4 is ________.
17 1 Die plekwaarde van die 1 is ________.

### 1.9.7 Assessering

***Leeruitkomste 1:***Die leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer.

***Assesseringstandaard 1.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder aan en terug tel in:

1.1.1 die intervalle aangedui vir graad 2 met toenemende getalomvang;

***Assesseringstandaard 1.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder ken, lees en skryf getalsimbole en -name van 1 tot minstens 1 000;

***Assesseringstandaard 1.10:*** Dit is duidelik wanneer die leerder die volgende tegnieke gebruik:

1.10.1 opbou en afbreek van getalle;

1.10.2 verdubbeling en halvering;

1.10.3 getallelyne;

1.10.4 afronding in tiene.

***Leeruitkomste 4:***Die leerder is in staat om gepaste meeteenhede, instrumente en formules in 'n verskeidenheid kontekste te gebruik.

***Assesseringstandaard 4.2:*** Dit is duidelik wanneer die leerder probleme oplos wat berekeninge en herleiding behels.

***Leeruitkomste 5:***Die leerder is in staat om data te versamel, op te som, voor te stel en krities te ontleed om gevolgtrekkings en voorspellings te maak en om toevallige variasie te interpreteer en te bepaal.

***Assesseringstandaard 5.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder lees, interpreteer en verslag doen oor inligting in eie en 'n maat se voorstelling van data.

# 1.10 Veelvoude[10]

## 1.10.1 WISKUNDE

## 1.10.2 Bonnie en Tommie kyk na die seisoene

## 1.10.3 OPVOEDERS AFDELING

## 1.10.4 Memorandum

Die module maak steeds voorsiening vir konsolidering, vaslegging en assessering van werk wat in die vorige grade onderrig is, met spesiale aandag aan die getal 100.

**Getalbegrip** tot 200.

**Bewerkings:** – Konsolideer alle werk gedoen in Grade 1 en 2.

Die name van die maande en die korrekte skryfwyse moet aandag geniet. Gesprekke rondom die seisoene en 'n gesonde omgewing (Natuurbewaring) sorg vir integrering met ander leerareas.

Weerkaarte van die verskillende seisoene kan gehou word, bv. Februarie – somer; Mei – herfs; Augustus – winter; November – lente. Dit is nie die beste maande van die betrokke seisoene nie, maar dit is die maande waartydens die leerders die hele maand skool bywoon. Voltooi elke keer 'n blokgrafiek aan die einde van die weerkaart, sodat die weersomstandighede vergelyk en bespreek kan word. Sodoende kan die blokgrafieke aan die einde met mekaar vergelyk word en die leerders kan self ontdek watter weersomstandighede eie aan hul eie omgewing en ook eie aan elke seisoen is. Die opvoeder kan die betrokke jaar se grafieke bêre om dit dan met die volgende jaar se grafieke te vergelyk.

Die take en aktiwiteite in **Module 2** is nog hoofsaaklik gemik op konsolidasie en vaslegging van die werk van die vorige grade. Dit is egter noodsaaklik dat daar steeds van konkrete apparaat gebruik gemaak sal word om alle begrippe wat nie baasgeraak is nie te herhaal, te verduidelik en vas te lê.

Dit is van die allergrootste belang dat die leerders heeltemal vertroud moet wees met die tiene-groepering van ons getalstelsel:

**10 ene** word gegroepeer as **1 groep van tien**

**10 groepe van tien** word gegroepeer as **1 groep van honderd**

**10 groepe van honderd** word gegroepeer as **1 groep van duisend**, ens.

Leerders moet werk met tellers wat in **honderde**, **tiene** en **ene** gegroepeer is. Indien daar nie tellers beskikbaar is nie, kan van die volgende semi-konkrete apparaat gebruik gemaak word.

[10] This content is available online at <http://cnx.org/content/m31867/1.1/>.




**Figure 1.85**

Die spreikaarte is baie handig wanneer plekwaardes, herbenoeming, vereniging van getalle en die 0 as plekhouer verduidelik word.

Aangeheg is 'n voorbeeld van spreikaarte en 'n sleutel vir die skrywe van alle getalname. Met die spreikaarte kan die leerders enige getal bou en indien die leerders die basiese getalname ken, kan hulle enige getalnaam uit die dele opbou en skryf. Rol dit af en gee dit aan elke leerder om by hom te hou.

Voorbeeld:

Getalnaam: eenduisend eenhonderd sewe en dertig

Getal: 1 137    1 000 | 100 | 30 | 7

| | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1 | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 | 7 | 8 | 9 |

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| 10 | 20 | 30 | 40 | 50 |
| 60 | 70 | 80 | 90 | |

| | | |
|---|---|---|
| 100 | 200 | 300 |
| 400 | 500 | 600 |
| 700 | 800 | 900 |

| | |
|---|---|
| 1000 | 2000 |
| 4000 | 5000 |
| 6000 | 7000 |
| 8000 | 9000 |

**Figure 1.86**

Indien u hierdie voorbeeld wil gebruik, vergroot dit en rol dit dan af op manilla.

| | |
|---|---|
| 0 nul 1 een 2 twee 3 drie 4 vier 5 vyf 6 ses 7 sewe 8 ag 9 nege 10 tien 1 1 elf 12 twaalf 13 dertien 14 veertien 15 vyftien 16 sestien 17 sewentien 18 agtien 19 negentien (neëntien) | 20 twintig21 een en twintig22 twee en twintig23 drie en twintig24 vier en twintig25 vyf en twintig26 ses en twintig27 sewe en twintig28 ag en twintig29 nege en twintig |
| | 10 tien20 twintig30 dertig40 veertig50 vyftig60 sestig70 sewentig80 tagtig90 negentig (neëntig) |

**Table 1.54**

| | |
|---|---|
| 100 eenhonderd 200 tweehonderd 300 driehonderd 400 vierhonderd 500 vyfhonderd 600 seshonderd 700 sewehonderd 800 aghonderd 900 negehonderd | 101 eenhonderd en een102 eenhonderd en twee103 eenhonderd en drie104 eenhonderd en vier105 eenhonderd en vyf106 eenhonderd en ses107 eenhonderd en sewe108 eenhonderd en ag109 eenhonderd en nege |
| 1 000 eenduisend 3 000 drieduisend 5 000 vyfduisend 7 000 seweduisend 9 000 negeduisend | 2 000 tweeduisend4 000 vierduisend6 000 sesduisend8 000 agduisend10000 tienduisend |

**Table 1.55**

| |
|---|
| 111 eenhonderd en elf112 eenhonderd en twaalf113 eenhonderd en dertien114 eenhonderd en veertien115 eenhonderd en vyftien116 eenhonderd en sestien117 eenhonderd en sewentien118 eenhonderd en agtien119 eenhonderd en negentien (neëntien)120 eenhonderd en twintig121 eenhonderd een en twintig122 eenhonderd twee en twintig123 eenhonderd drie en twintig124 eenhonderd vier en twintig125 eenhonderd vyf en twintig126 eenhonderd ses en twintig127 eenhonderd sewe en twintig128 eenhonderd ag en twintig129 eenhonderd nege en twintig |
| 110 eenhonderd en tien120 eenhonderd en twintig130 eenhonderd en dertig140 eenhonderd en veertig150 eenhonderd en vyftig160 eenhonderd en sestig170 eenhonderd en sewentig180 eenhonderd en tagtig190 eenhonderd en negentig (neëntig) |

**Table 1.56**

Voorblad.

Dit is nodig dat daar 'n voorafgesprek oor die wisseling van seisoene sal wees. Sommige leerders kan 'n verduideliking van hoe die seisoene ontstaan en hoekom daar verskillende seisoene in 'n jaar is, baie stimulerend vind.

Die leerders moet die prente voltooi deur dít wat eie is aan elke seisoen by te teken, bv. 1 Lente: blomme en bloeisels, 2 Somer: alles by die see of swembad, 3 Herfs: blare in herfskleure aan bome en op die grond en 4 Winter: sneeu op die berge of reën (waar van toepassing) en bome sonder blare. Bespreek dit met die leerders.

Dit word nou van die leerders verwag om die name van die maande in die regte volgorde te ken en te kan skryf. 'n Soortgelyke "jaar en seisoen-horlosie" kan in die klas aangebring word, wat kan help dat die leerders die skrywe van die name kan bemeester.

Verduidelik aan die leerders waar die ekstra dag elke 4 jaar vandaan kom. Daar mag van die leerders wees wat dit in hierdie stadium sal verstaan, alhoewel dit geensins van hulle verwag word nie.

Hierdie werkvel kan 'n gesprek oor die Olimpiese Spele uitlok.

Dit is belangrik dat die leerders moet begryp dat as 1 by die 9 ene van 99 getel word, daar nog 'n groep van tien is. Altesaam is daar nou 10 groepe van tien, wat dan weer saam gegroepeer word om 1 groep van honderd te maak.

Net so moet hulle ook begryp dat as hulle ene van eenhonderd wegneem, hulle eers die groep van honderd en dan 1 groep van tien moet ontbind voordat hulle ene sal hê om weg te neem.

Die 0 as plekhouer kan vir sommige leerders probleme gee, daarom is dit noodsaaklik dat die leerders tellers wat in honderde, tiene en ene gegroepeer is (of die afgerolde blokke), asook die spreikaarte, moet gebruik as hierdie werk gedoen word. Gee soortgelyke aktiwiteite, indien dit nodig blyk te wees.

Indien die leerders met plekwaardes sukkel, pak die getalle met die spreikaarte uit.

Dit kan van baie waarde wees as die voorbeeld van die **veelvoudkaart** op bl. O - 6, afgerol en aan elke leerder gegee word. Hierdie voorbeeld is verder gedoen as die een op die werkvel, maar dit kan vir die hele jaar gebruik word en daar is tog leerders wat in hierdie stadium ook in veelvoude van 6, 7, 8 en 9 wil en kan tel.

Wys vir die leerders hoe om die antwoorde van die tafels, x en ÷, van die kaart af te lees.

**Voorbeeld: 2 x 4 = 8** Gaan van 2 regs en bo van 4 af - ontmoet by 8 (sien pyle)
**15 ÷ 3 = 5** Gaan van 15 links na 3 en van 15 op - 5de veelvoud
Veelvoude: Tel tot by die 10de veelvoud en terug

| Tel in: | 1 | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 | 7 | 8 | 9 | 10 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 2 | 2 | 4 | 6 | 8 | 10 | 12 | 14 | 16 | 18 | 20 |
| 3 | 3 | 6 | 9 | 12 | 15 | 18 | 21 | 24 | 27 | 30 |

**Veelvoude: Tel tot by die 10de veelvoud en terug.**

| Tel in: | 1 | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 | 7 | 8 | 9 | 10 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| **2** | 2 | 4 | 6 | 8 | 10 | 12 | 14 | 16 | 18 | 20 |
| **3** | 3 | 6 | 9 | 12 | 15 | 18 | 21 | 24 | 27 | 30 |
| **4** | 4 | 8 | 12 | 16 | 20 | 24 | 28 | 32 | 36 | 40 |
| **5** | 5 | 10 | 15 | 20 | 25 | 30 | 35 | 40 | 45 | 50 |
| **6** | 6 | 12 | 18 | 24 | 30 | 36 | 42 | 48 | 54 | 60 |
| **7** | 7 | 14 | 21 | 28 | 35 | 42 | 49 | 56 | 63 | 70 |
| **8** | 8 | 16 | 24 | 32 | 40 | 48 | 56 | 64 | 72 | 80 |
| **9** | 9 | 18 | 27 | 36 | 45 | 54 | 63 | 72 | 81 | 90 |
| **10** | 10 | 20 | 30 | 40 | 50 | 60 | 70 | 80 | 90 | 100 |

**Figure 1.87**

In hierdie stadium moet die leerders weet dat 100c = R1. Die leerders het nou 'n goeie begrip van 100 en sal besef dat 120c gelyk is aan R1 en nog 20c., dus kan hulle nou die korrekte skryfwyse leer, nl. 120c = R1,20. Leer dit aan tot 199c = R1,99.

As hulle dit bemeester het, doen dan die omgekeerde: R1,20 = 120c tot
R1,99 = 199c.

Dit is noodsaaklik dat die leerders die **volmaak** en **ontbinding van 'n tien** baie goed moet verstaan. Dit is 'n belegging vir die toekoms. Hoe meer **konkrete werk** hier gedoen word, hoe beter sal die leerders dit begryp en verstaan.

Hulle moet kan **vertel** wat hulle doen. As hulle nie kan **sê** hoe hulle by die antwoord uitkom nie, is die konkrete beeld nie goed genoeg vasgelê nie. Gee **baie** en **gereelde oefeninge** in dié verband.

Onthou, as u nie die volmaak en ontbinding net na mekaar wil doen nie, staan dit u vry om die volgorde van die werkvelle te verander.

**Vooraf beplanning :**

(i) Verskeie vorms van driehoeke: gelyksydige, gelykbenige, reghoekige en enige ander driehoeke.
(ii) Verskeie reghoeke en vierkante.
(iii) Gradeboë en liniale, genoeg vir elkeen in die groep op die mat.

Vind eers uit wat die leerders reeds weet van die **sye** en **hoeke** van driehoeke, reghoeke en vierkante.

**Meet van hoeke**:

Verduidelik wat 'n **regte hoek** is (hoek gelyk aan 90 °) as hulle dit nie ken nie. Wys vir die leerders die **gradeboog** en hoe om 'n hoek daarmee te meet. Maak seker dat hulle presies weet hoe om hoeke te meet.

Laat hulle nou die hoeke van die verskeie vorms op die mat meet. Hulle moet eers vertel wat hulle omtrent die **hoeke** van die driehoeke, reghoeke en vierkante ontdek het.

Al die hoeke van die reghoeke en die vierkante is **regte hoeke**. Gee hulle die geleentheid om ander **regte hoeke** oral in die klas te ontdek.

Het hulle ontdek dat 'n driehoek nooit meer as 1 regte hoek kan hê nie? 'n Driehoek met 'n regte hoek word 'n **reghoekige driehoek** genoem.

Meet van sye:

Gee aan die leerders die liniale om die sye te meet. Maak baie seker dat al die leerders weet hoe om met 'n liniaal te meet.

Hulle moet self ontdek:

(i) Daar is driehoeke waarvan die 3 sye ewe lank is. Dit is gelyksydige driehoeke.

(ii) Daar is driehoeke waarvan 2 sye ewe lank is. Dit is gelykbenige driehoeke.

(iii) Daar is ook driehoeke waarvan al die sye verskil.

(iv) Die 4 sye van 'n vierkant is ewe lank.

(v) Die 2 teenoorstaande sye van 'n reghoek is ewe lank.

Hierdie werk sal moontlik nie alles in een sessie op die mat afgehandel kan word nie en die tyd wat nodig is, kan ook van groep tot groep verskil. Dit sal raadsaam wees om die meet van die hoeke in een sessie en die meet van die sye in 'n volgende sessie af te handel.

Indien die leerders reeds die halvering van onewe getalle verstaan, is dit net nodig om die skryfwyse van

**Figure 1.88**

te verduidelik. Dit beteken 1 van die 2 dele waarin dit verdeel is:

| | |
|---|---|
| 1 | is teller |
| 2 | is noemer |

**Table 1.57**

Hier gaan dit oor die halvering van 3, 5, 7 of 9 **groepe van tien.** Daar is altyd **1 tien** wat ontbind moet word. Moedig die leerders aan om eers te hergroepeer, voordat hulle halveer. Hulle moet dit eers konkreet op die mat doen.




**Figure 1.89**




**Figure 1.90**

Wanneer die getalle 6 tot 9 verdubbel word, word daar elke keer 'n tien volgemaak.
Die leerders moet dit aantoon op die werkvel deur die tien te omkring.



**Figure 1.91**

Indien 'n sakrekenaar nie beskikbaar is nie, kan die opvoeder of selfs een van die leerders, na voltooiing van die werkvel, die antwoorde wat bereken moet word, op die bord skryf. Die leerders wat dit egter self kan bereken, moet toegelaat word om dit te doen.

Moedig die leerders aan om aan te hou, totdat hulle die regte "pad" kry. Hulle mag dalk 'n ekstra vel papier benodig om die getalle te skryf terwyl hulle na die regte pad soek.

## 1.10.5 LEERDERS AFDELING

## 1.10.6 Inhoud

### 1.10.6.1 AKTIWITEIT: Veelvoude [LU 1.1, LU 1.6, LU 1.8, LU 1.9, LU 1.10]

- Veelvoude: Tel tot by die 10de veelvoud en terug.

| Tel in: | 1 | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 | 7 | 8 | 9 | 10 |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 2 | 2 | 4 | 6 | 8 | 10 | 12 | 14 | 16 | 18 | 20 |
| 3 | 3 | 6 | 9 | 12 | 15 | 18 | 21 | 24 | 27 | 30 |
| 4 | 4 | 8 | 12 | 16 | 20 | 24 | 28 | 32 | 36 | 40 |
| 5 | 5 | 10 | 15 | 20 | 25 | 30 | 35 | 40 | 45 | 50 |
| 10 | 10 | 20 | 30 | 40 | 50 | 60 | 70 | 80 | 90 | 100 |

**Figure 1.92**

Bonnie en Tommie het die kaart hierbo gebruik om in veelvoude van 2, 3, 4, 5 en 10 te tel. Gebruik dit ook en voltooi die werkvel.

| | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 2 | 4 | ____ | 18 | 2 | 4 | ____ | 18 | 2 |
| 8 | 12 | ____ | 40 | 8 | 12 | ____ | 40 | 8 |
| 45 | 40 | ____ | 5 | 45 | 40 | ____ | 5 | 45 |
| 30 | 27 | ____ | 6 | 30 | 27 | ____ | 6 | 30 |

**Table 1.58**

- Omkring:

| | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Die veelvoude van 10: | 20 | 100 | 36 | 50 | 42 | 30 | 21 | 60 |
| Die veelvoude van 4: | 40 | 21 | 36 | 18 | 24 | 16 | 20 | 6 |
| Die veelvoude van 3: | 27 | 32 | 18 | 24 | 10 | 30 | 20 | 12 |

**Table 1.59**

Die 4de veelvoud van 2 is ______. 20 is die ____de veelvoud van 2.
Die 3de veelvoud van 3 is ______. 2 1 is die ____de veelvoud van 3.
Die 2de veelvoud van 4 is ______. 28 is die ____de veelvoud van 4.
Die 6de veelvoud van 5 is ______. 40 is die ____de veelvoud van 10.
Hoeveel oë het 9 hasies? _________ oë
Hoeveel wiele het 7 driewiele? _________ wiele
Hoeveel vingers het 4 kinders? ________ vingers

Bonnie en Tommie verdien hulle sakgeld deur takies by die huis te doen. Hulle kry 10c vir elke takie wat hulle doen.

Nou moet ons hulle sakgeld tel.

Onthou: 10 tiensentstukke is R1 of 100c = R1

- Hier is Bonnie se sakgeld.




**Figure 1.93**

- Bonnie het ________________ verdien.
- Hoeveel takies het sy gedoen?

Sy het______________________ takies gedoen.

- Hier is Tommie se sakgeld.




**Figure 1.94**

- Tommie het ___________________ verdien.
- Hoeveel takies het hy gedoen?

Hy het ______________________ takies gedoen.

- Tommie het _______c meer as Bonnie verdien, want hy het _______takies meer as Bonnie gedoen.

Bonnie en Tommie het die patroon om in tiene te tel, ontdek.

---

Patrone maak die werk maklik!

| | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 10 | 20 | 30 | 40 | 50 | 60 | 70 | 80 | 90 | 100 |
| 110 | 120 | 130 | 140 | 150 | 160 | 170 | 180 | 190 | 200 |

**Figure 1.95**

---

- Voltooi:

| | | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 10 | 20 | ___ | ___ | ___ | ___ | ___ | ___ | ___ | ___ | 110 | ___ |
| 50 | 60 | ___ | ___ | ___ | 100 | ___ | ___ | ___ | ___ | 150 | ___ |
| 80 | 90 | ___ | ___ | ___ | ___ | 140 | ___ | ___ | ___ | ___ | ___ |
| 110 | 100 | ___ | 80 | ___ | ___ | ___ | ___ | ___ | ___ | ___ | 0 |
| 180 | ___ | 160 | ___ | 140 | ___ | ___ | ___ | ___ | ___ | ___ | 70 |

**Table 1.60**

Gebruik jou eie metode om die probleme op te los.

- Gister was daar 1 10 kinders op die sokkerveld. Vandag is daar 10 kinders meer. Hoeveel kinders is vandag daar?

Daar is vandag _______ kinders.

- Pappa het 140 wortels geplant, maar Bonnie en Tommie het reeds 30 opgeëet. Hoeveel wortels is nog oor in die tuin?

Daar is ___________________________________.

| | | | | |
|---|---|---|---|---|
| 120 + 20 = ___ | 160 + 10 = ___ | 110 + 50 = ___ | 130 + 30 = ___ | 150 + 40 = ___ |
| 140 - 30 = ___ | 180 - 50 = ___ | 150 - 50 = ___ | 190 - 70 = ___ | 160 - 20 = ___ |

**Figure 1.96**

- Bonnie en Tommie sê 10 x en ÷ is vir hulle maklik, want hulle kan met geld werk.

2 tiensentstukke = **20c**

**10 x 2 = 20**

7 tiensentstukke = **70c**

**10 x 7 = 70**

**Flinkdink!**

| | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 10 | x | 4 | = | ______ | Ruil om: | 4 | x | 10 | = ______ |
| 10 | x | 7 | = | ______ | | 7 | x | 10 | = ______ |
| 10 | x | 1 | = | ______ | | ______ | | | = ______ |
| 10 | x | 6 | = | ______ | | ______ | | | = ______ |
| 10 | x | 3 | = | ______ | | ______ | | | = ______ |
| 10 | x | 9 | = | ______ | | ______ | | | = ______ |
| 10 | x | 5 | = | ______ | | ______ | | | = ______ |
| 10 | x | 2 | = | ______ | | ______ | | | = ______ |
| 10 | x | 8 | = | ______ | | ______ | | | = ______ |
| 10 | x | 10 | = | ______ | | ______ | | | = ______ |

**50 ÷ 10 = 5** (10c)(10c)(10c)(10c)(10c)

**90 ÷ 10 = 9** (10c)(10c)(10c)(10c)(10c)(10c)(10c)(10c)(10c)

**50c = 5** tiensentstukke

**90c = 9** tiensentstukke

**Flinkdink!**

| | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 40 | ÷ | 10 | = | 4 | Ruil om: | 40 | ÷ | 4 | = 10 |
| 20 | ÷ | 10 | = | ______ | | 20 | ÷ | ______ | = 10 |
| 60 | ÷ | 10 | = | ______ | | 60 | ÷ | ______ | = 10 |
| 90 | ÷ | 10 | = | ______ | | 90 | ÷ | ______ | = 10 |
| 50 | ÷ | 10 | = | ______ | | 50 | ÷ | ______ | = 10 |
| 80 | ÷ | 10 | = | ______ | | 80 | ÷ | ______ | = 10 |
| 30 | ÷ | 10 | = | ______ | | 30 | ÷ | ______ | = 10 |
| 10 | ÷ | 10 | = | ______ | | 10 | ÷ | ______ | = 10 |
| 100 | ÷ | 10 | = | ______ | | 100 | ÷ | ______ | = 10 |
| 70 | ÷ | 10 | = | ______ | | 70 | ÷ | ______ | = 10 |

| | | |
|---|---|---|
| 120c = R1,20 | 150c = R______ | 110c = R______ |
| 140c = R______ | 180c = R______ | 160c = R |

**Figure 1.97**

- Onthou julle nog die "tiene goggas"?

